388

1

Die Woord het deur die eeue
die boodskap reeds gebring
van Jesus se geboorte
en sy vernedering.
Wie sou Hom só verwag het,
só sonder koningskroon?
As menseseun gebore,
het Hy by ons kom woon.



1 2 3

X Lied :

2

Hy is verag deur mense;
met krankheid ook bekend,
omdat Hy al ons smarte
gedra het tot die end.
Deurboor vir ons oortreding
en ongeregtigheid,
gewond vir ons genesing,
bring Hy die saligheid.

3

Aan sondaars gee U vrede,
ons straf het U gedra,
mishandel, onderworpe -
Gods Lam op Golgota.
Ons buig in dank, o Here,
al kan ons nie verstaan
dat Jesus vir die sondaars
op só 'n pad wou gaan.